# Ons kom vier u maaltyd, Vader

**301**



Ons kom vier u maal-tyd, Va- der,



U sal ons oor-vloedig voed.



U versorg ons soos 'n her-der,



U sal ons steeds trou be-hoed.



Ons sal, He- re, tot U na - der,



U gee ons weer nu-we moed.

2

Lam van God, berei ter slagting,
voor u skeerders was U stom.
Deur u offer bring U redding -
U het ons tot heil gekom.
By U, Here, is vergewing -
Lofsang vul u heiligdom.

3

U klee ons met bruilofsklere
vir die feesmaal van die Lam.
Tot U, allerhoogste Here,
rys gebede soos 'n vlam.
Ons sing, Here, duisend kere:
Prys die Leeu uit Juda's stam.

4

Met ons harte vol verwagting
sal ons, Here, U ontmoet.
Met ons lied sal ons u lof sing;
ons sal met musiek U groet.
U kom maak by ons u woning,
oral straal ons vreugdegloed.